# Loof Christus, roem sy wonderdade

**428**



Loof Chris-tus, roem sy won-der-da - de,



sy al -mag, lief - de en ge - na - de.



Hy't na die Va - der op - ge - vaar,



maak daar vir ons 'n woon -plek klaar



dat ons ook deur Hom op kan staan



en dank-baar na die Va - der gaan.

2

Hy is ons voorspraak by die Vader
deur Hom tree ons vrymoedig nader.
Hoe groot ons sondeskuld ook is,
volkome word dit uitgewis.
Wie soek, sal vind; wie klop in hoop,
vind so die poort na God toe oop.

3

Hy hoor die dank- en smeekgebede
van ons, sy swakke aardse lede.
Hy toon aan ons sy trou en mag -
sy las is lig, sy juk is sag.
Het ons nie raad nie, weet ons dít:
Hy is by ons, Hy leer ons bid.

4

Loof Christus, roem sy wonderdade -
hoe groot sy liefde en genade!
Hy heers omhoog en wêreldwyd.
Hy vestig hier sy koninkryk -
ontelbaar hul wat op kan staan,
vrymoedig na die Vader gaan.